SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 12 JANUARIE 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

VERANDERING IN DATUM VAN SARL KINDERDAGAKTIWITEITE

KOMPETISIES IN JANUARIE EN FEBRUARIE

2003 ARRL HANDBOEK

SPESIALE GEBEURTENIS OM MARCONI SE 1903 UITSENDING TE GEDENK

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan news@sarl.org.za nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die Raad van die SARL die heengaan van Wally Bodmer, ZR1WB, aankondig.

Wally het vir die afgelope 3 jaar in Durban gewoon nadat hy van Sedgefield getrek het waar hy die enigste amateur in die dorp was. Hy het heelwat reisende amateurs op tee getrakteer.

Hy kon vir die afgelope drie jaar as gevolg van siekte nie uitsaai nie, maar hy het altyd na die Durbanklub se nuus op Sondae geluister.

Ons simpatie aan Wally se seun Bruce en sy vrou Ruth, ander familie en vriende.

POUSE

Die nuus volg in besonderhede:

VERANDERING IN DATUM VAN SARL KINDERDAGAKTIWITEITE

Na ontvangs van 'n klompie e-posboodskappe oor die datum van die SARL kinderdag is die saak met die kompetisiebestuurder bespreek en daar is besluit om die SARL Kinderdag te skuif na Saterdag 08 Februarie. Neem asseblief kennis van die nuwe datum.

Amateurs wat beplan om deel te neem aan die Kinderdag word gevra om so spoedig moontlik hulle stasies te registreer as opvoedkundige stasies. Besoek die SARL webwerf by www.sarl.org.za en voltooi die vorm. Die doel van Kinderdag is om jongmense (gelisensieerd of nie) aan te moedig om amateurradio te geniet. Dit kan die jongmense ondervinding op die lug gee sodat hulle moontlik 'n belangstelling sal kweek om later vir 'n amateurlisensie te kwalifiseer. Dit sal ook die geleentheid skep vir amateurs om hulle radiokamers met jongmense te deel. Die aktiwiteite begin om 09:00 en eindig om 11:00 SAT met werking op 20 en 40 meter asook 2 meter herhalerfrekwensies. 'n Stasie kan of by 'n plaaslike skool of inkopiesentrum of tuis bedryf word, maar die belangrikste is om die jong mense 'n kans te gee om op die lug te kom.

KOMPETISIES IN JANUARIE EN FEBRUARIE

Die jaarlikse Port Elizabeth ARV BHF/UHF-kompetisie begin om 18:00 op Vrydag 24 Januarie en eindig om 18:00 op Sondag 26 Januarie. Die reëls kan gekry word by www.sarl.org.za en is ook saam met HF Nuusbrief no 29 uitgestuur.

Die eerste been van die SARL HF Velddag vind plaas oor die naweek van 08 en 09 Februarie 2003. Die reels is verander ten opsigte van die oprigting van die veldstasie en krag vermenigvulders en bonus punte is by die puntetelling gevoeg. Die reels is in die nuwe kompetisiehandboek wat binne die volgende week op die SARL webwerf beskikbaar sal wees.

2003 ARRL HANDBOEK

Die 2003 ARRL Handboek is beskikbaar by die SARL Boekwinkel. As Kersvader nie vir jou 'n Handboek gebring het nie, skakel vir Debbie by 011 675 2393 en kry vir jou 'n eksemplaar. Amateurs in die ZS3/ZS4 area kan Dennis ZS4BS kontak, hy het 3 eksemplare by hom.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE OM MARCONI SE 1903 UITSENDING TE GEDENK

'n Spesiale geleentheid stasie KM1CC sal op die lug wees van 11 tot 19 Januarie 2003 om die honderdste herdenking van Marconi se 1903 uitsending tussen Engeland en en die VSA op 18 Januarie 1903 te gedenk. Op daardie datum, vanaf die sanderige klowe van Cape Cod wat oor die Atlantiese oseaan kyk, het Marconi met slegs 35kW, 'n roterende vonksender en 'n massiewe antenna, 'n 54 woord boodskap van president Theodore Rooseveld na Engeland se koning Edward VII gestuur. Die koning het onmiddelik ontvangs van die boodskap per landlyn en kabel erken. Hiermee het Marconi letterlik die vonk van globale kommunikasie aan die brand gesteek.

DIE SARL PRESIDENT SE NET

Onthou om aan te sluit by die SARL President se net wat op die lug sal wees elke LAASTE Sondag van die maand op 7082 kHz vanaf Januarie 2003.

NUWE ADRES VIR NUUSITEMS

As gevolg van die gemorspos wat in die SARL se posbus by Hotmail land, is besluit om aan die einde van hierdie maand die gebruik van die Hotmailadres te staak. Nuusitems kan nou reeds en vanaf begin Februarie slegs aan news@sarl.org.za gestuur word.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Martin, ZS6ABU, en gelees deur ………….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX